# *Tyrannosaurus rex*

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie




Die grootte van verskeie soorte tirannosourides in vergelyking met die mens. *(bron)*

***Tyrannosaurus*** ("tiran-akkedis") of **tirannosourus** was ’n genus teropode-dinosourusse. Die spesie ***Tyrannosaurus rex*** (*rex* beteken "koning" in Latyn), gewoonlik afgekort tot ***T. rex***, is ’n gewilde karakter in rolprente en boeke. Dit het voorgekom in wat nou Noord-Amerika is, toe dit nog ’n eilandkontinent met die naam Laramidië was.

Fossiele is ontdek in ’n verskeidenheid rotsformasies wat terugstrek tot die Maastricht-tydsnede van die Kryt-periode, 67 tot 66 miljoen jaar gelede.[1] Dit was een van die laaste nie-vlieënde dinosourusse wat geleef het voordat hulle in die Kryt-Paleogeen-uitwissing uitgesterf het.

Soos ander Tyrannosauridae was *Tirannosaurus* ’n tweevoetige karnivoor met ’n enorme skedel wat gebalanseer is deur ’n lang, swaar stert. In vergelyking met sy kragtige agterpote was sy voorpote klein met net twee vingers. Hoewel sommige ander teropodes groter was, is *Tirannosaurus rex* die grootste bekende Tyrannosauridae en een van die grootste landroofdiere. Die grootste ontdekte fossiel was 12,3 m lank[2] en het tot 6,8 ton geweeg.[3] *T-rex* kon tot 32 km/h hardloop en een tree kon tot 4,5 meter lank wees.

***Tyrannosaurus***

**Tydperk: Laat Kryt**

**67–66 m. jaar gelede**

**PreЄ Є O S D C P T J K PgN**



Die skelet van 'n tirannosourus.

**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Klas: | Sauropsida |
| Superorde: | Dinosauria |
| Orde: | Saurischia |
| Suborde: | Theropoda |
| Superfamilie: | Coelurosauria |
| Familie: | Tyrannosauridae |
| Genus: | *Tyrannosaurus* (Osborn, 1905) |

**Tipe-spesie**

**†*Tyrannosaurus rex***

***Tyrannosaurus***

**Kladistiese klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| *Klade*: | Dinosauria |
| *Klade*: | Theropoda |
| Familie: | Tyrannosauridae |
| Genus: | *Tyrannosaurus* (Osborn, 1905) |

## Verwysings


1. (2002) “Magnetostratigraphy and geochronology of the Hell Creek and basal Fort Union Formations of southwestern North Dakota and a recalibration of the Cretaceous–Tertiary Boundary (http://specialpapers.gsapubs.org/content/361/35.full.pdf)” (PDF). *Geological Society of America Special Papers* **361**: 35–55.
2. (2011) “A Computational Analysis of Limb and Body Dimensions in Tyrannosaurus rex with Implications for Locomotion, Ontogeny, and Growth”. *PLoS ONE* **6** (10). doi:10.1371/journal.pone.0026037 (https://dx.doi.org/10.1371/journal.pone.0026037).
3. (2004) “Gigantism and comparative life-history parameters of tyrannosaurid dinosaurs”. *Nature* **430** (7001): 772–775. doi:10.1038/nature02699 (https://dx.doi.org/10.1038/nature02699).


| | |
|---|---|
| **Taksondatabasisse** | Wd: Q13098211 · EoL: 4433638 (https://eol.org/pages/4433638) · Fossilworks: 54833 (http://fossilworks.org/bridge.pl?a=taxonInfo&taxon_no=54833) · GBIF: 4822633 (https://www.gbif.org/species/482263 · iNaturalist: 339939 (https://www.inaturalist.org/taxa/339939) · NCBI: 436495 (https://www.ncbi.nlm.nih.gov/Taxonomy/Browser/wwwtax.cgi?mode=Info&id=436495) · Plazi: 03CD8786-FF91-FFEC-394F-FE0D7AEDF9A7 (http://treatment.plazi.org/id/03CD8786-FF91-FFEC-394F-FE0D7AEDF9A7) · ZooBank: D7D6DF08-5B63-4810-926D-AA0920D76FE5 (http://zoobank.org/NomenclaturalActs/D7D6DF08-5B63-4810-926D-AA0920D76 |